SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 20 OKTOBER 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Bloemfontein Radioamateurklub die afsterwe van George Hattingh ZS4GM op Maandagaand 14 Oktober moet aankondig. Tydens die klub se AJV in September is George vereer met die toekenning as Radioamateur van die Jaar. Ons betuig ons innigste meegevoel sy eggenote Beat, die familie en vriende.

POUSE

In die nuus vandag:

VYF SUID-AFRIKANERS IN DIE TOP TIEN IN DIE 'HUNTING LIONS IN THE AIR' KOMPETISIE

SARL HF GG-KOMPETISIE-UITSLAE

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL EN NOMINASIE VIR DIE AJV

QRP HF-BAKEN IN PLETTENBERGBAAI

SARL OPE DAG BY NARS OP 2 NOVEMBER

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

VYF SUID-AFRIKANERS IN DIE TOP TIEN IN DIE 'HUNTING LIONS IN THE AIR' KOMPETISIE

Suid-Afrkaners het 5 plekke verower in die top 10 puntetellings in die klas vir enkeloperateurs in die 2002 Hunting Lions in the Air kompetisie wat aan die

begin van die jaar plaasgevind het. Die eerste plek het aan 'n Kanadese stasie Edward Leopard VE3AYY, gegaan. In die tweede plek is Gerald Meneses ZS1GRM wat die Heerengracht Lions in Kaapstad geborg het.. Die derde plek het aan 'n Duitse stasie DF3LY gegaan. Ander Suid-Afrikaanse stasies wat tussen die top tien geëindig het, is ZS1AGH, John Haycock, ZS5XL Rob Henry, ZS5WI Wally Axford en ZS1MF F Martins.

In kategorie B vir multi-operateurs het Wesrand Amateurradioklub ZS6WR, wat die Wilro Park leeus geborg het, derde gekom en die Sandton Amateurradioklub is vierde geplaas. Hulle het die Fourways leeus geborg. In die eerste en tweede plekke was JO1ZY en SL5ZYB.

Die kompetisie was georganiseer deur Rad Handfield-Jones wat ZS6LCM bedryf en die Midrand leeus geborg het. ZS6LCM het die hoogste punte behaal maar as organiserende stasie kwalifiseer dit dus nie.

Baie geluk aan julle!

Nou in sy twee-en-dertigste jaar sal die 2003 Hunting Lions in the Air kompetisie oor die naweek 11 tot 13 Januarie gehou word. Die doel van die kompetisie is om 'n gees van internasionale begrip en samewerking tussen radioamateurs en Lions deur middel van wêreldwye kommunikasie te bevorder. Die kompetisie herdenk die verjaardag van Melvin Jones, die stigter van Lionism.

Volledige besonderhede kan gevind word op die webwerf van die SARL nl by www.sarl.org.za.

SARL HF GG-KOMPETISIE-UITSLAE

Die finale uitslae van die SARL HF GG-kompetisie, wat op Sondag 25 Augustus gehou is, is bekendgemaak. Die Kompetisiekomitee het 15 logstate ontvang, 4 van ZS1, 2 van ZS4, 3 van ZS5, 5 van ZS6 en 1 van V51.

Die uitslae is as volg: 1ste ZS4AQZ Barney 164; 2de ZS6KR Hans 160; 3de ZS6DX Rudi 154; 4de ZS1AAX Allen 152; 5de ZS1EL Vidi; 150 ZS6UT Ed 150. Rudi ZS6DX het die hoogste punte op 'n enkelband behaal nl 62 punte, op die 40-meterband.

In die klubkompetisie lyk die uitslae soos volg: Pretoria ARK 464; Kaapstad ARS 426; Bloemfontein RAK 262.

Die volledige lys is in die HF-nuusbrief uitgestuur en sal in die volgende uitgawe van Radio ZS gepubliseer word.

Geluk aan al die deelnemers.

NUWE SARL-LEDE

Dit is vir die SARL aangenaam om die volgende persone te verwelkom wat as lede by die SARL aangesluit het:

ZS5IN Ian Griffiths Hunter; ZS5LPT David Smith; ZSL321 Anthony Todd Gaine; ZR1VN Norman Otto Volker; ZR1AE Emmanuel E A Petersen; ZSL320

Johan van Tonder; ZS2JL Gerald S Tynan-Blundun.

Ons vertrou dat julle 'n lang en aangename verbintenis met die liga sal ervaar.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL

Alle huidige raadslede van die SARL tree uit tydens sy volgende AJV wat op 29 Maart in Bloemfontein plaasvind en ter voorbreiding vir die gebeurtenis word nominasies vir raadslede ingewag in terme van reël 16.2 van SARL-lede om hierdie vakatures te vul. Indien meer as 15 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word.

Elke nominasie moet die volgende insluit:

1. Die volle name, roepsein en adres van die genomineerde;
2. 'n Amateurradio georiënteerde CV van nie meer as 200 woorde;
3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy die nominasie aanvaar en op die raad van die SARL sal dien indien verkies;
4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller sowel as 'n sekondant onderteken wees;
5. Alleenlik ten volle opbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel of sekondeer.

Die nominasies moet Die Sekretaris nie later as 30 November bereik nie. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL, en gepos word na Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of gefaks word aan 011 675 2793. Ander kontakbesonderhede is Tel 011 675 2793 en e-pos admin@sarl.org.za.

MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Mosies vir voorlegging en oorweging by die Algemene Jaarvergadering van die SARL op 29 Maart in Bloemfontein word vanaf lede ingewag.

Elke mosie moet die volgende bevat;

1. 'n Bondige bewoording van die mosie;
2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie;
3. Elke mosie moet deur die voorsteller en sekondant onderteken wees.

Die mosie moet Die Sekretaris nie later as 30 November bereik nie. Mosies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL, en gepos word na Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of gefaks word aan 011 675 2793. Ander kontakbesonderhede is Tel 011 675 2793 en e-pos admin@sarl.org.za.

QRP HF-BAKEN IN PLETTENBERGBAAI

Roger, ZS1J, naby Plettenbergbaai, is welbekend vir sy bedryf van bakens op 160, 80, 30 en 10 meter maar gedurende hierdie maand het Roger toetse op 40 meter gedoen met 'n uitsetkrag van 0,1 milliwatt of 100 mikrowatt in 'n halfgolf dipoolantenna. Verslae van leesbaarheid 5 is van so ver as Aliwal Noord en Kaapstad oor 'n afstand van 500 km ontvang. 7076 KHz is vir hierdie laekragtoetse gebruik en die uitsending is 'n serie van dah's. Vanaf die einde van Oktober sal

die kraguitset verminder word tot 0,001 milliwatt of 10 mikrowatt. Verslae sal waardeer word en kan ge-e-pos word na info@forestwagontrails.co.za.

SPITSE OP DIE LUG

Spitse op die Lug, of in Engels "Summits On the Air - SOTA", is 'n internasionale program vir toekennings soortgelyk aan IOTA wat in Maart vanjaar geloods is. SOTA reik sertifikate uit aan lede wat kontak maak met of 'n aantal bergspitse aktiveer. Dit pas Suid-Afrika spesiaal aangesien ons 'n relatief klein aantal eilande het maar ons het baie berge sowel as uitstekende voetslaanweer dwarsdeur die jaar.

Ten einde dit vir Suid-Afrika moontlik te maak om aan die program te kan deelneem, moet 'n SOTA-vereniging ter plaatse gestig word. Die vereniging sal verantwoordelik wees om bergstreke te identifiseer, om kriteria daar te stel ten einde te bepaal watter Suid-Afrikaanse bergspitse vir toekennings sal kwalifiseer, 'n lys van kwalifiserende spitse op te stel en hierdie inligting in 'n verwysingshandboek van die vereniging te publiseer. Die vereniging sal NIE verantwoordelik wees om aansoeke na te gaan of toekennings uit te reik nie; dit word deur die internasionale organisasie gedoen.

Verenigings is alreeds in Engeland, Wallis, Skotland, die eiland Man, Italië en Noord-Ierland gestig.

Andrew, ZS1AN, stel belang om 'n SOTA-vereniging vir Suid-Afrika te stig en doen 'n beroep op alle ander amateurs, veral hulle wat stap en avontuurradio geniet om by in hierdie poging aan te sluit. Hy verwag dat die vereniging meeste van sy werksaamhede per e-pos sal verrig en/of HF-skedules, dus sal betrokkenheid nie reise na byeenkomste vereis nie.

Indien u van hulp wil wees om hierdie vereniging te begin, kontak Andrew ZS1AN asb by een van die volgende telefoonnommers:

Tuis (021) 685-2841; Werk (021) 448-4678; Mobiel (083) 462-8309.

Sy e-posadres is zs1an@qsl.net.

Vir meer inligting aangaande Pieke op die Lug, besoek hul webblad www.sota.org.uk.

SARL OPE DAG BY NARS OP 2 NOVEMBER

ALMAL, ook nie-lede, word hartlik uitgenooi na die SARL ope dag op 2 November 2002 by die NARS te Radiokop. Die byeenkoms begin so om en by 09:00 en duur totdat jy uitgekuier is. Die hoofgedagte is om net lekker gesellig te kuier in die geselskap van vriende en alle radioamateurs. Dit sal in die vorm van 'n bring en braai wees. Braaivure sal voorsien word en verversings sal beskikbaar wees. Bring asb. opvoustoele en sonsambrele, klein tafels en enigiets anders vir jou gerief saam. Bring die spruite asb saam; daar is baie ruimte vir kinders om te speel en hulle sal heerlik op 'n lugkasteel kan baljaar.

Die kantoor sal oop wees, dus kan jy boeke koop en ledegeld betaal en enige ander sake nagaan waaroor jy duidelikheid wil verkry. Stel jou vraelysie solank saam. Die radiokamer sal ook oop wees vir amateurwerking.

Om die dag nog meer interessant te maak, sal 'n lesing oor IRLP aangebied word. Dit is die nuutste modus van kommunikasie vir radioamateurs.

Dit sal waardeer word indien Michelle ZS6TO verwittig kan word oor wie dit sal bywoon en veral die kinders om iets vir hulle vermaak te reël. Sy kan per e-pos bereik word by: MVDMerwe@uti.co.za of tel. 011 723-1722 of faks: 011 723-1796.

ONS SIEN JULLE ALMAL DAAR!!!!!

SARL PRESIDENT SE NET VIR WES- EN OOS-KAAPAMATEURS

Onthou die SARL se President, Sid Tyler ZS6AYC, gaan vanaand 20 Oktober om 20:00 SAT 'n spesiale net met amateurs in die Wes- en Oos-Kaap hou. Die net sal vanuit Stellenbosch op die 145,700 herhaler en vanuit Port Elizabeth op die Oos-Kaapherhalernetwerk asook op 3640 KHz vir amateurs wat buite die herhalerdekkingsgebiede geleë is, herlei word. Amateurs sal die geleentheid gegun word om vrae aan die President te stel. Amateurs in die Wes- en Oos-Kaap word vriendelik versoek om van die geleentheid gebruik te maak.

SPESIALE BOEKE-AANBOD

Net 'n herinnering aan die aanbod deur die boekwinkel vir die volgende boeke teen spesiale pryse: NOS-Intro deur Ian Wade, G3NRW, 350 bladsye teen R10-00; Understanding Basic Electronics NOS-Intro deur Ian Wade, G3NRW, 350 bladsye oor pakketradio; Your VHF Companion, 'n 200-bladsy ARRL-boek oor BHF-werking; Radio Auroras" deur Charlie Newton G2FKZ, 'n RSGB-boek oor die ontstaan van auroras en hoe hulle vir BHF-voortplanting aangewend kan word; Your RTTY/Amtor Companion deur Steve Ford, WB8IMY, 'n 140-bladsy ARRL-boek oor Amtor en RTD op HF en Beyond Line of Sight, 'n 140-bladsy ARRL-boek oor dit wat BHF DX moontlik maak, tropo, sporadiese-E, aurora en aurora-E, metoorstrooiing, F-laag-voortplanting en aard-maan-aard.

Elkeen van hierdie tegniese boeke bied uitstekende waarde vir geld en die prys vir almal behalwe die eerste een is R50-00 per eksemplaar.

Skakel Debbie by 011 675 2393 om die voorraadposisie te kontroleer. Amateurs wat nie die NARS kan besoek om die boeke te koop nie, moet asb posgeld byvoeg.

QSL-KAARTE

Amateurs word daaraan herinner dat QSL-kaarte vir nie-lede van die SARL, slegs gehou sal word tot die einde van Oktober. Lede wat tot dan aansluit, sal nog hulle kaarte ontvang. Persone wat nognie hulle lidmaatskap hernu het nie, se kaarte word ook gehou tot einde Oktober.

MEGA-SOMERVLOOIMARK IN PRETORIA

Al die amateurradioklubs in Pretoria hou 'n gesamentlike somervlooimark op Saterdag 26 Oktober 2002. Die vlooimark sal soos gewoonlik op die Suidkampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteit- en Lynwoodweg, gehou word en die aanvangstyd is 10:00.

Almal, klubs en persone wat nie aan klubs behoort, is welkom. Kom besoek gerus die Mega-vlooimark in Pretoria. Skakel Almero ZR6RY by (H)(012) 567 3722 of op 082 908 3359, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

Dit is dan die einde van ons nuusbulletin vir vandag.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur ………… vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750, 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan al diegene wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX